98

# PSALM 98

Sing van die da - de van die He - re,

kom sing vir Hom 'n nu - we lied.

Sing van sy won-ders so-veel ke - re;

groot din - ge het deur Hom ge-skied.

1 1b 2 3

X Lied :

1(b)

Die na-sies weet Hy is al - mag - tig,
sy da - de is aan hul ver - tel;
die wê-reld weet sy trou is krag - tig,
sy lief - de is vir Is - ra - el.





2.

Juig *oor sy redding* en *bevryding*,
juig *almal op die* aarde saam.
Eer *Hom met sang en begeleiding*,
speel *op die lier en prys sy* Naam.
Blaas *die trom*pet en *blaas die* horing
en *sing 'n lied tot* God se eer.
Wees *vrolik, jubel voor die* Koning.
Sing *almal juigend voor die* Heer.

98

3.

Laat *see en aarde met hul* rykdom
Hom *toejuig om sy* heerserskap;
ook *berge en riviere* prys Hom
as *hulle met die hande* klap.
Hy *heers oor* elke *volk en* landstreek,
Hy *wat die reg on*kreukbaar rig,
sy *oordeel oor die wêreld* uitspreek.
Juig *almal voor sy aangesig*.